SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 25 AUGUSTUS 2002

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

STIL SLEUTEL

AMATEURS VERLEEN BYSTANDDIENS TYDENS AARDBERAAD

QSL-BURO

KLUBNUUS

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com nie later as die Donderdag wat die bulletin vooraf gaan, in te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat die Raad van die SARL die heengaan van John Ensor ZS6BJ aankondig in die ouderdom van 69 jaar na 'n lang siekbed. Hy was, nes sy vader Len, ook ZS6BJ, baie aktief in die Suidelike Voorstede Klub. Hy word oorleef deur sy vrou Pauline, ZS6APJ. Ons innuge meegevoel aan haar, ander familie en vriende.

(POUSE)

Ek gaan voort met die nuus in besonderhede:

WêRELDBERAAD OOR VOLHOUBARE ONTWIKKELING

Hierdie groot konferensie is op ons, met afgevaardigdes wat sedert verlede week ons land binnestroom. Baie sal sekerlik aanvanklik gebruik maak van die geleentheid om eers ons parke en ander besienswaardighede te besoek voor die werklike konferensie op Maandag die 26ste begin.

HAMNET is 'n tydjie gelede genader om homself beskikbaar te stel om noodkommunikasie tydens die konferensie te voorsien, sou dit nodig wees.

Daar sal tydens die konferensie ten minste 3 JOC S (Joint Operational Centres) oftewel Gesamentlike Operasionele Sentrums wees, een in Sandton met Jan Schubart ZS6ARV in beheer, een in Kempton Park met Kobus vd Merwe, ZS6JPY in beheer en die derde in Pretoria onder die beheer van Roy Martin, ZS6HH. Ten minste 2 ten volle toegeruste mobiele voertuie sal ook beskikbaar wees sou dit nodig wees en meer kan opgeroep word indien dit nodig sou word. Een voertuig sal beskikbaar wees indien kommunikasie by Lanseria lughawe benodig sou word.

HAMNET sal tesame met die S.A.N.W. asook die S.A.P.D. vir noodkommunikase verantoordelik wees. Die tye waar ons benodig sal wees val tussen 08:00 en 16:00. Skofte kan onder mekaar gereël word maar ten minste een operateur, Francois ZS6BUU, sal op 'n 24-uur grondslag opgeroep kan word, indien dit nodig sou word.

Ons hoop stellig dat alles vlot sal verloop en dat ons nie uit- of opgeroep sal word nie. Maar hoe dit ookal sy, dit is 'n goeie oefening om paraatheid en doeltreffendheid op die proef te stel.

QSL-BURO

Die SARL kondig met genoeë aan dat goeie vordering gemaak is met die QSL-buro sedert dit na die NARS verskuif is. Gedurende die laaste twee maande is duisende kaarte aan plaaslike amateurs sowel as aan oorsede QSL-buro's gepos. Daar is feitlik geen agterstand meer nie. Daar is egter nog enkele probleme en een van hulle is inkomende kaarte vir nie-lede. Die QSL-buro word gefinansier deur en bedryf vir die lede. Die SARL wil egter graag hê dat amateurs moet aansluit en sal daarom alle kaarte geadresseer aan nie-lede hou tot aan die einde van Oktober. Hierdie kaarte sal aan nuwe lede gegee word wanneer hulle aansluit. Aan die einde van Oktober sal alle kaarte vir nie-lede aan die afsenders teruggestuur word. Die standaardgrootte vir QSL-kaarte is 90 x 140 mm en kaarte wat nie hieraan voldoen nie, word maklik in die pos beskadig. Sou u nuwe kaarte laat druk, maak asseblief seker dat hulle 90 x 140 mm is.

Inkomende kaarte vanaf buitelandse QSL-buro's word op Dinsdae gesorteer en daar is tans genoeg vrywilligers om dit the hanteer. Kaarte wat uitgaan na buitelandse QSL buro's word op Donderdae gesorteer (of op enige ander dag as Dinsdae) en hier sal bykomende hulp baie welkom wees. Indien u kan help, al is dit nie elke week nie, op enige dag behalwe Dinsdae, skakel dan met Fritz Sutherland ZS6ASF op Pta skakelkode 012 997 1114 of selfoon 083 304 0028.

REGISTRASIE VAN EKSAMENSENTRUMS VIR DIE OKTOBER RAE

Dit is nodig dat klubs wat as RAE-sentrums wil optree, voor elke RAE as eksamensentrum registreer om sodoende te verseker dat die korrekte besonderhede aan kandidate verskaf kan word.

Vir die komende RAE kan die registrasie van RAE-sentrums nou elektronies op die webwerf van die SARL gedoen word. Klubs wat as eksamensentrums vir die RAE van 17 Oktober 2002 gaan optree moet asseblief voor 10 September

die nodige inligting aan die Hoofeksaminator, Rassie Erasmus ZS1YT deurgee. Dit kan gedoen word deur die nodige registrasievorm op die SARL-webwerf by www.sarl.org.za te voltooi en dan elektronies te versend. Soos die nodige registrasiebesonderhede ontvang word, sal die lys van RAE-sentrums op die webwerf opdateer word.

Onthou dat slegs geaffilieerde klubs en lede van die SARL as toesighouers kan optree.

JOTA SPESIALE GELEENTHEIDSROEPSEINE EN REGISTRASIE VAN OPVOEDKUNDIGE STASIES.

Neem asseblief kennis van die volgende punte:

a) Die onus rus op die houer van die roepsein om die lisensiegelde te betaal.
b) Stuur asseblief die besonderhede van hierdie lisensies aan Laurie ZS5DL dat hy die roepseinboek op datum kan hou.

Dit is reeds byna Septembermaand en die JOTA-stasies moes reeds geregistreer gewees het. Hierdie stasies moet eenkeer per jaar geregistreer word sodat niegelisensieerde mense, nl. Die Guides en Scouts op die amateurbande kan kommunikeer. Dave Gemmel ZS6AAW het sy dienste aangebied om die nodige papierwerk vir JOTA te doen en versoek dat die nodige vorms aan hom gestuur word by: Fax 012 667 2153 of e-pos by davegemmell @bkmnet.co.za.

Stuur asb. 'n herrinnering aan Dave nie later nie as 12 Oktober. Dave kan net JOTA-stasies registreer en nie ander spesiale geleentheidsstasies nie.

Die nodige vorms vir registrasie as Opvoedkundige Klubstasie kan afgelaai word by die SARL webtuiste by www.sarl.org.za.

LANGLIDMAATSKAPTOEKENNINGS

Aan alle lede van die SARL wat langer as 10 jaar ononderbroke lidmaatskap van die SARL geniet, is 'n langlidmaatskapstoekenning in die vorm van 'n sertifikaat uitgereik. Hierdie sertifikate is met die Julie/Augustus RadioZS gepos.

Hoewel die SARL gedurende die laaste jaar herhaaldelik op bulletins en in RadioZS gevra het dat lede hule gegewens moet nagaan by die SARL, is daar nog steeds lede van wie die SARL nie aansluitingsdatums het nie.

Indien u 'n lid van die SARL is, en veronderstel was om 'n sertifikaat te ontvang, of 'n sertifikaat met verkeerde lidmaatskapstermyn ontvang het, is dit omdat die SARL nie oor u korrekte inligting beskik nie. Stuur asseblief 'n e-pos aan QRM@intekom.co.za of skakel 021-4603640 en verskaf bloot u roepsein en aansluitingsdatum. Sertifikate sal dan mettertyd aan die ledewat kwalifiseer uitgereik word. Onthou dat sertifikate slegs aan persone met langer as 10jaar ononderbroke lidmaatskap uitgereik word.

Hierdie is die laaste versoek wat aan lede gerig word om hulle inligting in te stuur. Inligting wat na 31 Augustus ontvang word sal in die databasis van die SARL gestoor word en sertifikate sal by 'n later geleentheid uitgereik word.

VOLGENDE BANDBEPLANNINGSKOMITEEVERGADERING

Die volgende bandbeplannersvergadering sal in die NARS op Saterdag 7 September gehou word en sal om 09:00 begin. Hierdie vergadering is vir amateurs in die afdeling 6 gebied. Sien julle daar.

GELYKGOLFWEDSTRYD VANDAG OP DIE LUG

Onthou asseblief dat die gelykgolfwedstryd van die SARL vandag plaasvind. Dit vind op die gewone bande en tye plaas. Geniet die wedstryd.

KLUBNUUS

MIDLANDS AMATEURRADIOKLUBKOMITEE VIR 2002/3

Tydens die AJV van die Midlands Amateurradioklub wat op Woensdag 24 Julie in Pietermaritzburg gehou is,.is die volgende komiteelede verkies om vir die volgende jaar op die komitee te dien:

Voorsitter: Rod Radford ZS5RK; Ondervoorsitter: Wessel du Preez ZS5BLY; Sekretaris: Linda Myburg ZS5LYN; Tessourier: Bill Norval ZS5KD; Lede: Hill Mason ZS5HL, Bert Cornell ZS5MQ, en Charles Carr ZS5QR.

HIGHWAY AMATEURRADIOKLUB

Die Highwayklub kondig aan dat die volgende lede tot die komitee verkies is by die AJV wat op 20 Augustus gehou was:

Voorsitter: Lawrey Lauf ZS5HV; Ondervoorsitter: Brad Philips ZS5BP; Tessourier: Lawrey Lauf ZS5HV; Sekretaris: Tony Mayall ZS5GR; Lede: Keith Lowes ZS5WFD; Brad Glen ZS5WT; Bruce Taylor ZS5BR; Heather Nel ZS5MN; Dave Holiday ZR5CW; Eric Mawhinney (Ge-koopteer).

Ons dank aan die lede wat die afgelope jaar op die komitees gedien het en ons gelukwensing aan die nuwe komitees. Mag julle ’n voorspoedige jaar beleef.

WESRAND AMATEURRADIO KLUB

Die WesRand Amateurradioklub hou hul lentekattebak verkoping op Saterdag 31 Augustus by die Wesrandklubhuis in Krotonstraat Weltevredenpark. Die hek sal om 12:00 oopgemaak word. Indien jy meer besonderhede verlang kontak asseblief vir Dave op 083 449 8991. Sien jou by die beste kattebakverkoping in die weste.

Hierdie bulletin is saamgestel deur Martin, ZS6ABU, en gelees deur …………. vanuit …………… as ’n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en 145,625 MHz in die Ooslonden-, 145,650 in die Durban- en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. ’n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Kom neem ook deel aan die net van die President van die SARL wat Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug is.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. ’n Groot woord van dank aan diegene wat wat items vir hierdie bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereeld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u ’n aangename week toe.

Totsiens almal.